WIKIPEDIA

# Azerbeidjans

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

*Hierdie artikel handel oor die taal. Vir die etniese groep, sien Azerbeidjanners.*



Etniese kaart van die Kaukasus-streek


Azerbeidjanse padtekens in Azerbeidjan


Die Suid-Azerbeidjanse dialek in Iran word in 'n gemodifiseerde Arabiese alfabet geskryf

| **Azerbeidjans**<br>***Azərbaycan dili*, آذربایجان دیلی, Азәрбајҹан дили** | |
|---|---|
| Gepraat in: | Armenië<br>Azerbeidjan<br>Georgië<br>Irak<br>Iran<br>Rusland<br>Turkye<br>Sirië |
| Gebied: | Kaukasus |
| Totale sprekers: | 26 miljoen[1][2][3] |
| Rang: | 34 |
| Taalfamilie: | Altaïes<br>Turks<br>Oghusies<br>Wes-Oghusies<br>**Azerbeidjans** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet<br>Cyrilliese alfabet<br>Arabiese alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Azerbeidjan<br>Rusland<br>▪ Dagestan |
| Gereguleer deur: | Azerbaijanse Nasionale Akademie van Wetenskappe |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | az |
| ISO 639-2: | aze |

**Azerbeidjans** (*Azərbaycan dili*, آذربایجان دیلی, Азәрбајҹан дили) of **Azeri**, ook bekend as **Azerbeidjanse Turks**[4] of **Azeri Turks**,[5][6] is 'n Suidwes-Turkse taal wat deur tussen twintig en dertig miljoen mense in Azerbeidjan, Iran, Rusland, Turkye, Georgië, Armenië, Irak en Sirië gepraat word. Dit is die amptelike taal in die Republiek van Azerbeidjan en naas Russies een van die amptelike tale van die Russiese Republiek van Dagestan. Azerbeidjans is die mees verspreide inheemse taal van die Kaukasus-streek.

ISO 639-3: aze (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=aze)



**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

Azerbeidjans is nou verwant aan Turks, die ampstaal van Turkye, sodat taalkundiges dié twee tale dikwels as 'n gemeenskaplike Turks-Azerbeidjanse taal beskou. Turks-Azerbeidjans sou dan as 'n oorkoepelende term vir 'n groot dialekkontinuüm gebruik word wat van die Balkanskiereiland ooswaarts tot by die Kaukasus-gebied en Iran strek. In Iran is Azerbeidjans met sowat 14 miljoen moedertaalsprekers verreweg die belangrikste Turkse taal en die tweede belangrikste taal naas Persies. Daarbenewens is Azerbeidjans (en Turks) verwant aan Turkmeens, die ampstaal van Turkmenistan.

Moderne Standaard-Azerbeidjans baseer op die dialek van die Azerbeidjanse hoofstad Bakoe en toon sterk invloede van Turkye-Turks. So is Azerbeidjans as literêre taal onlosmaaklik aan Osmaanse Turks verbind. Die taal van Oud-Anatoliese Turkse tekste is dikwels identies met dié van ou Azerbeidjanse tekste.

Tot in 1929 is Azerbeidjans tradisioneel in Arabiese skrif geskryf. Vanaf 1929 is die Latynse alfabet en vanaf die laat 1930's tot in 1991 die Cyrilliese alfabet met enkele spesiale letters nagevolg. In 1991 is die besluit geneem om by Turks aan te pas en weer die Latynse alfabet met enkele spesiale karakters te gebruik. Vir die Suid-Azerbeidjanse dialek in Iran word 'n gemodifiseerde Arabiese alfabet gebruik, terwyl in Rusland die Cyrilliese alfabet gebruik word.

# Inhoud



## Azerbeidjanse alfabet

| | | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Aa | Аа | آ ا | Gg | Ҝҝ | گ | Qq | Гг | ق | Ss | Сс | س ص ث |
| Əə | Әә | ا ە | Ğğ | Ғғ | غ | Ll | Лл | ل | Şş | Шш | ش |
| Bb | Бб | ب | Hh | Һһ | ه ح | Mm | Мм | م | Tt | Тт | ت ط |
| Cc | Ҹҹ | | Xx | Хх | | Nn | Нн | | Uu | Уу | |

| | | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | | ج | | | خ | | | ن | | | و |
| Çç | Чч | چ | Iı | Ыы | ی | Oo | Оо | و | Üü | Үү | و |
| Dd | Дд | د | İi | Ии | ی | Öö | Өө | وٚ | Vv | Вв | و |
| Ee | Ее | یٚ | Jj | Жж | ژ | Pp | Пп | پ | Yy | Јј | ی |
| Ff | Фф | ف | Kk | Кк | ک | Rr | Рр | ر | Zz | Зз | ز ذ ظ ض |

# Verwysings


1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Azerbaijani" (http://www.ethnologue.com/language/aze) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20190605144352/https://www.ethnologue.com/language/aze) vanaf die oorspronklike op 5 Junie 2019. Besoek op 18 Oktober 2015.
2. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Azerbaijani, North" (http://www.ethnologue.com/language/azj) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20191214130910/https://www.ethnologue.com/language/azj) vanaf die oorspronklike op 14 Desember 2019. Besoek op 18 Oktober 2015.
3. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Azerbaijani, South" (http://www.ethnologue.com/language/azb) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20191214161342/https://www.ethnologue.com/language/azb) vanaf die oorspronklike op 14 Desember 2019. Besoek op 18 Oktober 2015.
4. (en) Hasanli, Jamil (18 Desember 2014). *Khrushchev's Thaw and National Identity in Soviet Azerbaijan, 1954–1959* (https://books.google.com/books?id=yY3pBQAAQBAJ). Lexington Books. ISBN 978-1-4985-0814-8.
5. Djavadi, Abbas (19 Julie 2010). "Iran's Ethnic Azeris And The Language Question" (http://www.rferl.org/content/Irans_Ethnic_Azeris_And_The_Language_Question/2103609.html). *RadioFreeEurope/RadioLiberty* (in Engels). Geargiveer (https://web.archive.org/web/20160913162325/http://www.rferl.org:80/content/Irans_Ethnic_Azeris_And_The_Language_Question/2103609.html) vanaf die oorspronklike op 13 September 2016. Besoek op 24 Januarie 2016.
6. electricpulp.com. "AZERBAIJAN viii. Azeri Turkish – Encyclopaedia Iranica" (http://www.iranicaonline.org/articles/azerbaijan-viii). *www.iranicaonline.org* (in Engels). Geargiveer (https://web.archive.org/web/20191023224019/http://www.iranicaonline.org:80/articles/azerbaijan-viii) vanaf die oorspronklike op 23 Oktober 2019. Besoek op 24 Junie 2016.


# Bronne


- (en) Lars Johanson, Éva Csató: *The Turkic languages.* Routledge, London et al. 1998, ISBN 0-415-08200-5.


# Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Azerbeidjans.


v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Oekra%C3%AFne&action=edit) **Tale van Oekraïne**

| | |
|---|---|
| **Amptelike tale** | Oekraïens (dialekte) |

| | |
|---|---|
| **Minderheidstale** | Armeens · Azerbeidjans · Wit-Russies · Bulgaars · Krim-Tataars · Gagaoesies · Duits (Zipserduits) · Grieks (Ponties · Marioepols) · Hongaars · Karaimies · Krimtsjagies · Lezgies · Pools (Lwów) · Plautdietsch · Roemeens (Moldawies) · Romani (Karpaties) · Russies · Rusyn · Tartaars · Slowaaks · Oeroemees · Jiddisj |
| **Gebaretale** | Oekraïense gebaretaal |

**Sien ook:** Taalbeleid in Oekraïne

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Rusland&action=edit)

**Amptelike tale van Rusland**

| | |
|---|---|
| **Federale taal** | Russies |
| **Amptelike tale van deelgebiede** | Abazyns · Adigies · Agoelies · Altaïes · Awaars · Azerbeidjans · Basjkiers · Boerjaties · Chakasies · Darginies · Erzja · Ingoesjeties · Jakoeties · Kabardies · Kalmikies · Karatsjai-Balkaries · Komi · Krim-Tataars · Koemikies · Lakies · Lesgies · Mari · Moksja · Nogai · Oedmoerts · Oekraïens · Osseties · Roetoelies · Tabasaraans · Taties · Tartaars · Tiwaans · Tsachoeries · Tsjetsjnies · Tsjoewasjies |
| **Tale met amptelike status** | Chanti · Dolganies · Eweens · Ewenkies · Fins · Joekagiers · Karelies · Kasaks · Komi-Permjaaks · Mansi · Nenets · Selkoeps · Tsjoektsjies · Wepsies |
| **Alfabette** | Cyrilliese alfabet · Russiese braille |

| | |
|---|---|
| **Normdata** | GND: 4104202-5 (https://d-nb.info/gnd/4104202-5) · NDL: 00560424 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00560424) |